en skeiding van ons gees, ons harte nooit verryk.
Ja selfs die alleen sal die hartseer nie verdring.
Maar ons gebede sal verseker God nog steeds bereik.
Dáárin lê ons krag en kan ons blymoedig weet
dat al is ons ver van mekaar geskei;
God ons, en ons mekaar, nooit sal vergeet!
Jou het ek altyd lief; jy is die enigste een vir my!

*"Dit was maar altyd baie traumaties om afskeid te neem vir operasionele diens en jou geliefde agter te laat. Opgedra aan alle makkers en hul egge-note wat telkemale deur afskeid moes wroeg!"*

## Afwagting

Bome knak en takke kraak as yster dit met geweld verwoes
en die Ratelwiele met gemak dit in die grond in trap.
Stof slaan op en meng met dieselrook en troepe moet kóés
as geknakte takke moedig weer opruk en teen die yster klap!

Die aanvalsmag stórmdreun voort oor elke tak en boom.
Alles is stil...die voëls...die wind...álles wag, géén ander geluid;
maar net die gedreun wat hang ...troepe wat oulaas droom
van geliefdes, en met beklemming die oë nóg stywer sluit.

Hier en daar lippe wat saggies uiting gee aan die vrees
wat diep van binne kom en eindig met 'n skietgebed na bo!
"Here vandág het ons U nodig, dit gaan verskriklik wees.
Net U kan ons bewaar en by ons wees, dit is wat ons glo!"

Onheilspellend die stilte...nog steeds net die gedreun...
afwagting, onsekerheid, wanneer gaan die hel dan kom.
Dán die blinde donderslag en die Ratel swik en kreun

en word oopgeskeur deur die eerste bom!
"Kontak...kontak!" gil en knak die stilte! "Stop...stap uit!"
Alles skok en ruk tot stilstand...paniek...angs...rook...stof!
Dan kom die dood met plófbrand sonder pyn as oë sluit
en laaste beelde van geliefdes vir éwig daarin verdof.

## Anderkant die Seerkry

Anderkant die seerkry;
sal liefde se eggo's nooit kan terugkeer
maar soos damp verdwyn in die atmosfeer

Anderkant die seerkry;
speel naakte seermaak akkoorde
en dit wat nooit gesê is, bly ongesproke woorde

Anderkant die seerkry;
herhalend ongenaakbaar die verwyt
as herkou word aan elke verkeerde besluit

Anderkant die seerkry;
die pyn moedig bedek met rowe
maar onoorbrugbaar bly die klowe

Anderkant die seerkry;
sal gisters onvergete bly
maar net vergifnis jou daaruit bevry

Anderkant die seerkry;
verewig wil ek dit vermy
want anderkant die seerkry,
dáár is jy!

## As Ek Miskien

As ek maar nét jou oë kon verstaan
deur die newels van elke traan.
As ek miskien jou lippe kon hoor
het ek jóú dalk nooit verloor.

As ek maar net jou hande kon lees
en vashou met geen vrees.
As ek miskien jou hart kon raak,
het ek jou dalk nooit versaak.

As ek maar net jou hare kon streel,
en nie op jou gevoelens speel.
As ek miskien jou wimpers kon soen,
was ons dalk nog steeds versoen.

As my lippe saggies jou wang kon raak,
my tong die sout kon smaak.
As ek miskien die pyn kon proe
sou ek dalk geweet het hoe!

As ek maar nét wou luister
hoe jou oë saggies vir my fluister.
As ek miskien die seer kon deel,
was jou hart dalk nou nog heel.

As ek álles maar net kon oordoen
en verseël met 'n jammersoen...
As ek miskien kon vra: “Vergewe”
was jy dalk vándag nog in my lewe!

## Droomnooi

Ek het jou met hartsverlange uitgedroom,
jou met sielsgedagtes vorm gegee.
Elke buitelyn kunstig met liefde omsoom,
jou met die oggendstond beklee.

Elke kurwe gebeitel tot volmaaktheid.
Jou met reenboog kleure ingekleur.
Jou gesig gevorm tot perfektheid,
jou besprinkel met die rosegeur.

Ek het jou 'n bondel liefde gemaak
met 'n glimlag net die mooiste mooi…
jou sagte hande gegee om my aan te raak
en teerheid in my hart te strooi.

Uit my gedagtes is jy gebore
met reinheid wit getooi.
Is die werklikheid my dan nie beskore?
Want jy, jy bly maar net my droomnooi…

*"Soms het 'n man maar net in jou eie gedagtes gele en verlang na jou vrou.....en dan het jy haar net mooier en beter gemaak as in die werklikheid!"*

## Ek Moet Jou Vind

In my warboel kraaines gedagtes
word ek moeg om na jou te soek,
word ek heen en weer geslinger…
kry my gedagtes jou nie opgeroep.

In die skemerte van die doolhofgange
het ek heeltemal verdwaal.
Te veel geslote deure
wat my verhinder om jou te kom haal.

Deur die eindeloosheid van die tyd
kry my gedagtes jou nie vasgepen.
Is dit soms te intens vir my,
gee ek op en laat jou die keer wen.

Erens in die sfeer van my denke
sal ek aanhou soek, nooit opgee,
jy is daar, ek moet jou vind
voordat tyd jou finaal daaruit vee.

*"Wanneer jy te lank weg was van die huis, was dit soms moeilik om jou geliefde duidelik in jou gedagtes op te roep.......jy het so half wanhopig na haar gesoek".*

**Gedagtes**

Sielsgedaan en moeg gaan ek skuinslê teen die Ratelwiel.
Jáág met my gedagtes oor grense heen na waar my hart is.
Elke gedagte koester ek teer en met verlange folter ek my siel,
en hunker na die tere aanraking van haar vir wie ek só lief is.

Vlindersag dartel my gedagtes oor haar lippe en haar wang.
Dan weer ligte briesies waaigedagtes deur haar hare sag.
In haar sagte oë sien ek geen verwyt net aanvaarding bang
wat vlak lê vir die onsekerheid van wat nóg op ons wag.

Maande se skeiding jaag warboel gedagtes heen en weer
en krap aan my hart en siel en ek verloor die verlangestryd
as my gedagtes verskonend haar besoek keer op keer,
en dan maar wéér na Bo en huiwer daar met stil verwyt.

Wanneer die trane in my oë dreigend my sinne wil verdrink
gaan haal ek gedagtes aan haar uit my diepste binnekant,
en lê dit saggies in my hart, sodat ek daar aan haar kan dink
en só met gedagtes te verstewig ons liefdesband.

Gedagtes aan haar laat ek elke oomblik binne my lewe,
om tyd te koop vir elke dag se voortgaan, en sonder skuld
te aanvaar dat wat Hy vir ons bestem het, is vér verhewe
bo die seer verlange, al bring die skeiding ook ongeduld.

Kan gedagtes haar nog éénkeer weer teen my vasdruk!
Ek wil haar saggies groet en liefdevol in haar oor fluister
hoe ek haar bemin en na haar verlang maar met 'n harde snik
besef ek dan sy kan my nie hoor, dis net  God wat luister.

Dan skók die werklikheid my nugter en bring die hede terug!
Met nuutgevonde krag duik ek onder die Ratel in
en lê en wag en kyk hoe klief die vyandstralers deur die lug.
Géén gedagtes meer aan haar, verdring deur dit wat nou begin!

*"Soms wanneer 'n man so uitgeput was so tussendeur die voorbereidings en aanvullings, en jy net 'n oomblik wil rus.......dan jaag jou gedagtes jou na jou geliefdes toe...!"*

## Laaste Uur

As ek in gedagtes terug kon gaan;
jou op vlerke van my denke neem

tot waar die eindelose tyd bestaan,
om daar weer liefde terug te leen.
Ons sou daar weer trou kon sweer,
daar waar alles eens begin het.
Sou ek jou daar weer kon begeer…
sou dit weer sin in alles kon gebring het.

Die oorsprong van ons eenwees
van vooraf weer ervaar,
verenig in dieselfde vlees
tot hartstog in ons hart bedaar.

As ek jou terug kon stuur
tot waar die ewigheid begin,
sou ek jou in die laaste uur
verewig kon bemin.

*"Wanneer jy jouself verwyt omdat jou opofferings die oorsaak was dat jy van jou eggenote geskei is....en jy net hunker na 'n laaste uur saam".*

## Nagmerrie

Bliksemstrale mors met my
soos woedebuie my oorval.
Verkrampte wesens flits verby
en stort ineen met donderknal.

Gillend, grommend oopgesper
die kake van die kwaad.
Bloedrooi maan, verskietende ster
verkleur élke donker daad.

Deur die onweerswolke van 'n koue hart
plons druppels uit oopgesperde oë.
Skrille kontras teen die pikgietswart
is donker denke krom geboë.

Natgesweet gryp vrees my vas
en worstel ek met dit.
Kille rooi oë uit die kas
laat waansin by my sit.

Krampagtig trek my hande krom
en gillend spring ek op!
Druipstert vlug die laaste grom
en skiélik hou dit op!

*"Daar was aande nadat alles verby was, waar alles maar net weer in een groot chaotiese nagmerrie in jou onderbewussyn afgespeel is".*

## Verwarde Denke

In die maalkolk lewensbestaan
draai die denke doelloos rond
spartel dit om voort te gaan
te staan op vaste grond

Troebel waters blindheid bring
angstigheid wat aan dit klou
vrede uit die hart verdring
niks om aan vas te hou

Warboel rondomtalie spin

kan nie rigting vind
niks maak meer regtig sin
deur die maalkolk vasgebind

Verwarring, eg of realiteit
waansin, angs, vreesbevange
wat word vergewe, wat word verwyt
wat word stil, wat bly verlange

*"Skielik kom jy tot die besef dat alles verniet was, al jou ambisies, drome, loopbaan, en toeweiding..........en jy maar net verward voortgaan!"*

Kolonel Eddie Morrison, SA StK, MMM, ‘n toegewyde militaris vir 21 jaar. Nou as sakeman, skrywer en kunstenaar, herleef hy ook die jare van innerlike stryd en ontbering in boekvorm en in poësie. Hy stel ongepubliseerde werke beskikbaar wat die verlange, hartseer, ontnugtering en eensaamheid van oorlog uitbeeld. Dit som verhale op van mense wat nie net fisies vermink is nie, maar steeds geestelike stryd ervaar…

## Daar kan ek bly…

Daar
waar die mens
geen merk kan laat;

daar
waar die stiltes
met my hart kan praat

waar die wildsbok pronk
waar die bome troon
waar die engele skaar
in hul honderde woon;

waar geen haat nog brand
nog vyande skuil
waar niemand jou toevou
in ‘n oomblik van hoon;

waar die water nog kabbel

waar die gras groen wuif
waar die kranse bedrup word
met die middagson bloed;

waar die wind
sy vliese oor die blou doek vee
waar die stof
die aarde met ‘n pienk gloed beklee;

waar die dag sag breek
en die son skaam loer
oor die rante nog pers
strooi hy koekstruif kombers;

waar die aandwind se lied
in die skadus sag rym
waar die maan op sy baan
onder sterreboog gly;

waar die stiltes rek
en die horison strek
tot by die einde van my pad
by die hemel se hek..

Daar kan ek bly…

## Hoor jy

Die nagwind se sagte suis
die nanag se stilte
voor die son hom hys

minute voor 'n kreet

die stilte skeur
my tande kners en drup my sweet

ek bid steeds sag
ek hoor die slag
en om my vol moed my makkers wat wag

hoor jy die fluit
van koeëls wat soek
of die hyg van asems in walms van kruit

nou is die tyd!
korrel reguit
blaas die vuilgoed uit die doodsakker uit!

en hoor jy die stem
wat saggies steeds maan
as die oorlog verby is, is jy ook gedaan

vou jou hande om die smart
verf wit oor die swart
môre vind jy vrede wat seëvier oor smart!

hoor jy
wat ly
wat vrees en wat gly

ek's hier
ek bly
vir altyd aan jou sy

## Liefste gebrek

Ineengetrek
my verwronge hand
my sinne klou aand die rede se wand

hier staar ek stom
my lyf trek krom
ek weet ek kan deur die hellevuur waad

moet my nie keer
ek moet probeer
al waarsku my lyf elke spier sal skeur

my lewe alleen
het ek geveg
vir 'n kans om te leef dis elkeen se reg

ek sien die son
en hoor musiek
die water se kabbel is steeds uniek

ek lief jou steeds
en glo jul nog
as in geselskap jul met my nog spog

dan kla ek nie
en beur weer op
my gebrek my kierie my hoop weer op

## Moving on

I suppose, there are times when sitting and thinking just isn't fun any more-
if you think of all the times you sat alone and stared into nothingness
when your thoughts lingered on the edge of your existence
and the days stretched ahead and you feared the lonely nights.

Do you still remember the hours on the lonely park bench,
when the sound of kids who played and laughed stung like arrows;
arrows that threatened to pierce your heart
and jealous thoughts that trampled your soul.

There were times at the airport when I watched the planes take off and land
when loved ones wept with joy and some with sorrow
and loneliness was all the comfort you could offer;
but takers were few and your hours were empty
no bags, no ticket, no dreams, no joy.

There even were times I sat in an isle but I closed my eyes for I feared a smile
I wanted my thoughts, no intruder I pray
for this flight takes me far where my loved ones still stay;
I longed to be shy and hoped it would pay
for people I shut out to round off my day.

Best of times I sat on the edge of runways and tracks
and searched through my soul to find all those cracks
where ghosts and sins fought without relent
and my conscience reeled, lost and spent.

People do say I sometimes sound sad
but their eyes have questions I'm too afraid to see;
so it's off to ponder the sense of a life that offers comfort only at task.
I vow to give in and ask for the things that life still offers and many will bring.

So its time to move on and reach out a hand for someone will take it and rub out the past.
If father you hear me and mother you see me
make me strong and teach me again to believe in me
for was it not fate that dealt me my heartaches?

Many I owe a friendly odd smile and few still I need to give all my love
for my debt is high and time stand not still
tomorrow is far and I still feel the chill;
so let's hitch a ride for we have hours to fill

with you by my side I'll ride out the tide..

It's time to move along…

**Rooi Sak Die Son**

Oor die bos se rand
waar die sand wit glim
en die kaplyn brand

waar makalani beur
en miershope troon
waar sand en wind oor die aarde skeur

is daar 'n land
waar die 'Wambos bly
neffens die land waar Mahimbas gedy

shonas en stof
en gesigseinder dof
as die wind kom dans en die myne ontplof

die dood in die lug
die lied van die land
as die son rooi sak oor die aarde se rand

daar vind jy rus
slegs in dolle geveg
as jou sinne ontsnap, is jy die oorlog se kneg

redding teen pyn
in dennehout koffer
die stilte uiteindelik jou grootste offer.

Kom sit in die kuka
en luister tog fyn
na stories van gister en die oorlogsrefrein

gevegte gewen, ‘n oorlog verloor
die stryd om Suidwes was net vir die skein..

## Spore teen die Duin

Wyd gebergtes,
vêrweg vertes;
spore kronkel teen die duin.

Niemand verstaan dit,
niemand glo dit;
in hierdie dorre leë woestyn.

Volg die tree
waar stiltes skree
en luister na die hemelkoor;

Want waar anders
donder branders
as in jou brein daar op die spoor…

## VOO

Daar wyd
jaag die skimme boggelrug
die son is fel
soos fosforlig.

Die warm wind
roer skaars die sand
en kook my sweet aan die son se kant;
Dis stil.

So stil
dit tref my weer
cicadas rus
daar’s niks wat gil

en onder sluip die onheil rond.
Die klip en sand in oorlogswoestyn
deur salvo's van haat
onooglik verwond.

Hoe lank,
ongesiens,
kan ek hier skuil
voor ek my skuilplek vervaard moet ruil.

'n Lewe van hel
ek lê dit neer
en dit vir my makkers
aan die vuurlyn se kant.

Hierdie gedig is geskryf deur Petro Muller in 2000 terwyl sy aan die Militêre Akademie gestudeer het. Haar vader Ernst Muller was ŉ beroepsoldaat tydens die Bosoorlog met lang tye weg van die huis op die grens. Daar was altyd die bekommernis of Pa lewendig gaan terugkeer. Dan na jare van in vrees lewe dat iets met Pa sal gebeur, dan word haar sussie noodlottig by ŉ voetoorgang deur ŉ motor getref. Geliefdes sterf nie net in oorlog nie, maar op ander grusame wyses ook. Maar die seer en die gemis bly dieselfde intensiteit. Die lewe by die huis met die pa as afwesige soldaat was moeilik. Soms moes die gesin bykomende hartseer verwerk, sonder dat die vaderfiguur as steunpilaar daar kon wees. Dit kon dit vir die gesin ekstra moeilik maak.

## Skemer

Dis skemer hier in Saldanha
en die mis trek oor die water van Noord-baai se see
ek mis die dae van tevore
die dae toe ons nog kinders was
die dae van kaalvoet en kleilat gooi.

Dit was die dae toe ons nog almal in die huis was
al 5 van ons
die dae toe jy nog gelewe het

en vanaand kyk ek oor die water en ek sien jou
ek sien jou mooi lang blonde hare
jou pragtige blou kristal oë
ek sien jou dik pof wangetjies

en dit, my sussie is wat ek van jou onthou.

die branders slaan die rotse
en ek hoor hoe die motor se wiele skree
in die water wat spat sien ek die angs op jou gesig
vir ’n oomblik is daar ’n oorverdowende stilte
en dan spat nog ’n perfekte brander uitmekaar
en ek sien jou op die grond val

dit word donker en ek onthou net vaagweg wat gebeur
dit voel soos ’n droom
ek weet ek loop maar ek voel nie hoe loop ek nie
instink neem nou oor
"waar bly ek tannie", ek sal jou eerder moet wys
want ek weet nie nou nie

dan gebeur niks in my lewe meer nie
ma se oë begin onophoudelik lek
en kleinboet se bottel is altyd koud
pa praat nie meer nie hy eet ook nie

ek staan en kyk hoe jy die grond insak
en ek sien hoe almal verbrokkel om my
ma kook nie meer nie

haar oë is stokstyf in haar kop
ek weet nie eens meer waar Pappa is nie
ek’t hom net so lank laas as vir jou gesien
en ek wonder wanneer jy gaan terug kom
want jy het nog huiswerk om te doen
en jou stukkende boeksak lê nog net so
van daardie dag in my kamer

en as jy kom bring vir Pappa saam
want die baba het nie meer doeke nie en sy boude is sopnat
ek staan vir jou by die voorhekkie en inwag
en die hemel word swart as ek daaraan dink

en as ek my oë oopmaak sien ek niks meer nie
want lig is nou maar min
en die mis is in my oë en oral om my
en die mis in my oë word water
ek wonder hoe het die wind dit reggekry om die mis tot diep
diep binne hart te waai

want daardie mis kom net as ek alleen is of as jy verjaar
of oor kersfees
maar die mis kom gou weer as ek by my kamer kom
as ek besig is is die mis daar en ek vrees die oomblik wanneer
die mis weg is

en ek sê dankie aan jou dat jy vir pa terug gestuur het
maar hy is nie dieselfde nie
in hierdie huis is daar nie meer kersfees nie
geen verjaarsdae en geen kommunikasie meer

en as ek op die papier op die lessenaar kyk sien ek die datum
ek besef dat ek jou meer as elf jaar gelede gesien het
en ek sien hoeveel beter dit nou by die huis gaan
en ek voel sleg as ek besef dat ek drie jaar laas by jou graf was

ek wonder of jy my kan sien daar waar jy is
ek wonder of jy gesien het wat ek al alles aangevang het
was jy daar toe ek basies gedoen het?
het jy al ouboet se mooi blonde kinders gesien?

het jy saam met ons gelag op ouboet se troue vir al die ou storietjies?
en gaan jy na mamma kyk as borskanker haar onderkry?
sal jy vir haar laat tuis voel
en vir haar verseker dat ek baie mooi na kleinboet sal kyk?

lag jy darem nog so baie en oor alles, ek wonder of jy rede het
as jy moet sien wat ek al aangevang het.

ek ruik die see-lug wat by my venster inkom
maar dit ruik na iets bekends
iets wat ek elf jaar laas geruik het
as ek agter jou rug geslaap het en my asem diep ingetrek het
die blommetjie reuk van jou hare.

en ek sê vir jou goeie nag
want ek gaan nou slaap en weereens die proses van vergeet begin
want in my lewe oorheers die hartseer op die oomblik alle geluk
en alle hartseer word in die diepste grotte van my geheue
weggesteek en ek probeer die sleutel met al my innerlike krag
bewaar
maar dis die mis oor die see van Noord-baai wat die deur oopsluit
vanaaand
die volgende versplinterde slot is die werk van die dag waarop jy
verjaar
so, goeie nag sussie
en wees rustig in jou ewige slaap.

Hendrik Neethling het gedien in die Seinkorps in 4 Elektroniese Werksplaas te Youngsfield. Hy was deel van daardie manne agter die skerms wat die boodskappe oor die radio ontvang en dit vertolk het. Hierdie plasings is uniek en was nie deel van sy digbundels "Woestynsoen" óf "Sleepmis" nie.

Sy digbundels is beskikbaar: hjn@webmail.co.za

## 40 Days

40 days tot na matriek
40 days tot army toe
40 days tot gatvol, klaar
40 days...

hoekom maak 40 days
nie klaar nie?

sy hang in skimsels rond
in hoekies en stilwees plekkies
laatnag
vroegdag
ewig

## A Prayer

Man perceives the honour to be King
as rights above wronged minions
some divine Sela to sheep
bleeding from the nose, yet

a’ following the Judas Goat
the one that ducked the knife
a hundred times, and more
to retire with no qualms
content in a twisted job
well done

Yet, the time is not yet to be
unless the I in us do shed
the fear of times gone by
and stand up, again
Gideons, proud

Pray I to the God I trust:
Take me,
spare ye my kin

And should this not fit the plan
at least make them stand proud?

**Autumn leaves**

Once upon a time
the glory of us
shone through
browns

Once upon a time
the band of us
just knew
and did

Once upon a time
the lucky ones
knelt down
and cried

Once upon a time
the leaves of Spring
turned Autumn
and died

## Cohorts

Legions of unselfish singles
courted by words
promised, yet again
as offers
against the ever-changing winds
in whimsical shift

forsaken

caught and torn
between the call of duty
and the cry of one shattering
dream

Then, alas, should I but die?
My bro's-in-arms
will guard over Ye

For Thee, Milord
are one of us -

Band of Brothers
Harmonious
Misfits

## De Aar se Stasie Bar

blink poleerde spore
klik-klak getuies
van vragte maagde
uit oraloor
na wie weet waar
se hoerhuis -
kruispad sonder keuse
’n deurgangspos in stasiegroen

die kroegman het die hel geken
net afgekyk, gegooi
gekniel as die treine
fluit
uit oraloor

## Double-clutch

Vasbyt Bedford
Rondekop
Backfire Lady
Roofride taxi
Bitch

Outyd se herinnering
wat swetsend saam’t ons lag
“WHOE-woe-woe, WHOE-woe-woe”

oop ketels op die teerpad,
stoot-sleep in die sand
skadu teen die son

Waterdraer
Troepdraer
Lykswa

## Double-tap

tap-tap
double-tap
once

skote skeur
middeldeur
dood

tap-tap,
double-tap,
two-step,
done...

## Dwarsklap Mense

die oorlog het my lag gesteel, verruil
vir wense en drome, gejaag na wind
wat laatsomerblare strooi, triestig huil,
’n weeklaag teen die roep van iewers. Kind,

verlaat in die drome van wat my mens kon wees -
sonder opset, sonder nyd, net kaal

verdoesel in die maskers, splintervrees
vir grafkrapgoed wat snags, banaal, kom haal.

kyk tog, kýk! sien jy my nie?
opkyk-afkyk dondervrae
kleinhondmens nooit vry nie
vir my land: Pro Patria

## Full Circle

We fought the fight
whilst praying for salvation
the passing of the cup

we never won
yet neither lost -
the prayer:

"Spare the one's we're fighting for
the tears we're shedding
Lord."
For enemies to look upon
the smiling faces of foes
and laugh
shoulder to shoulder
bending to the task
of healing

## Hoe is Tommie dood?

halfleeftyd gelede
daar waar skimme draal

in seine en fosfor
in volson nag
’n claymore flits
7.62 scatterlings in Africa

Hoekom is Tommie dood?

Dit was ons werk
lotsbepaling

Ons vir jou...

## Innocence lost

I saw you last at school, old friend
you’ve had life’s life I see -
I wish you well upon your mend
you’ve earned it more than me

We had a beer at Morgan’s bar
and went our moonlit way
We never did foresee the scar
that would, forever, stay

Born through painful innocence
as infants always do
unaware of incidence -
steadfast for what’s true

I saw you once again, old friend
you’re still the one I knew
it yet is not the final end -

just innocence went skew

I’ll see you yet again, my friend
once we’ve paid
our ferrymen

## Jimmy

I saw some soldiers moving out
gatvol before the long walk
to 40 days

I counted choppers moving north
gunships with crosses,
medics and bags

I listened to the caller’s cries
the background of death,
and prayers

I now think back upon our days
as soldier - once removed -
in disempowered support

I’ll hold my silence, ’till you call
miles and miles and miles away

I’ll beg the Angels to obey
my inner cry...

## Klip en Koperbrons

die klip is net ’n kapsel

die koperbrons net groen

die sandsteen dra die gister
die koperbrons, onthou

die seerkry is ’n diepding
die bloedspoor drup alkant

die diepsny is ou wond, maat
die terugkyk effe dof

die prewel-bid, ’n binneding
die body bags, ’n klug?

die dag breek weer oor gisteraand
die kruise skree verward

die aand kom nader, Makker, Vriend
die tyd loop uit vir staan

die vastrap kry ’n ander wals
die dag is nou

Dis niks
of als

## Metamorfose

Drome van ’n toekoms skitter in die lag
van netnou nog se avontuur
toerniket die siel, tot doodse oë
wat verward soek

na die lag wat verdwyn het
tussen sonop en sak,
tussen toe en more -
sinies die rede tot die doel

angs splinter onskuld
sterre duisel donkermaan
tyd kokon onthou

Hoekom ek?
Maar dan, hoekom nie?

## Oorlog is ’n Breekding

Oorlog is ’n breekding
na klatergoud,
verpand in siele
van groterprentjie hoop
en geloof

Stil se stil onthou verstar
herleef

Tot skreeuend stil
herleef, onthou

Sonder ophou
net onthou

Tot dit
(skielik)
ophou knaag

## Our cup

that single sip we took
caught us
stunned

blunted upon the fires
of blacksmiths
turning trusted swords
to hoes
and 7.62 Copper Ball
to memories

yet

the smell of cordite
lingers
longer
than powder burned
to dust

## Peace and Rumours of Such

I listen to the stories
of peace and broken lives
I live amongst the remnants
of jubilant victors,
victims of time in some bottle
flung upon the sea,
some ocean of promise;
flotsam,
regurgitated war

re-dreamed visions
re-remembered friends
revisited graves
revitalised war

The winds of change?
I heard, and tasted,
smelled, them all
before...

**Refleksie**

Al meer verskyn die beelde
van my paadjies klaar geloop.
Op die grondpad van verdeelde
verwagtings,
geloof,
gestroop ...
Die sinkplaatpad van seerkry
die snelweg van ons lag.
Die afdraai kans verby gery –
juweeltjies,
nooit verwag.
En steeds sien ek die uitreik
van die onbekende weg;
wat wink, en roep: “Kom kyk ...”
Beloftes,
moontlik eg ...
Want immers klop die lewe
met beter hoop dan nou.
’n Kans om weer te strewe
tot sonskyn

na die kou.

## Roll Call

“Killed in Action in Northern Owamboland during a close-quarter battle”

He was 20
in 1978
as was I

Close-quarter ain’t no game
eye to eye
prayers speeding as flashes towards the unseen lords
that promised us the scalps of the foe

Alas...

The foe had a God too

## Rooispoor

rooibeer jagters
rooibeer waan
waar die wagters
teen ons traan?

rooispoor rekkies
rooispoor lyk
dof medaljes
waar ons pryk

rooiskoen glipsies

rooiskoen skaam
waar die eer
van weleer faam?
bloedrooi papawers
bloedrooi verloor
bloedrooi skoene
bloedrooi spoor

**Soms**
iewers in die kopwerk
skipskop spoke
ligvoets

tergend na aan diepsteek -
sonder om te sweet.

vlietend saad gesaai
in opgedolwe grond
wat vang
en koester
en kots

**Stil!**

Hier kom ’n ou-hand aan
met trane in sy oë, verdoesel
deur die skifsels op sy boots,
geweerolie 2x4’s,
en bodybags;
daai dooi-snoek kyk
sonder voorbehoud:
“Jul doen jul job, just

don’t fuck with me”

## Taptoe

hoe goed was die kool
om die bloedsous werd te wees
hoe helder die môrester
teen die offers van weleer
hoe kil die onthou
van die gedonder -
dreunend deur die nanag
van stille groet
’n laaste
taptoe

## Us, Fathers

We’ve seen the spoils of tragic war,
of bodies spent in death;
of thousands marching line ’pon line
upon a sergeant’s breath

We’ve all lamented golden days
when we were soldiers, once
caught up in mem’ries of our friends;
we miss our children’s chance

We were youngsters then, yet now
we forget the rush of heated blood
that we passed down upon our kin
Why don’t we trust them?
For they are us.

For thus,
they are!

## We Were Laities, Once

We dodged our dues at school
we laughed at pimples
and scrawny boys

We did our dues at basics
we wished death to corporals
and greeted friends

We saw the friends we knew
somewhat changed

We lost some friends we knew
somehow dead

We linger yet again
a moment longer
upon friends and comrades

We all were laities
Once

## You Signed My Shirt

we laughed upon the faces
that signed upon our shirts
on "40-days"

your eyes smiled back
coyly
with a twinkling dare...

how wry the memories
of careful sparks
a'wandering,
a'wondering still
upon your smile

you signed my shirt, my love
my friend

yet none of us foresaw
our paths -
let alone our wars...

Hendrik Nel het as Infanterie Offisier diens gedoen by 5 SAI Bn asook later by 4 SAI Bn. Tydens sy staandemag loopbaan het hy verskeie kere grensdiens gedoen. Sy gedigte pen emosies uit hierdie tydperk vas. Hy het aanvanklik begin dig in 'n poging om sy gedagtes vrye teuels te gee wanneer hy gesukkel het om vordering te maak met sy voorgenome roman oor die Grensoorlog.

## Die Veteraan: ‘n Illusie

Op die oog af ‘n ou, verrimpelde gelaat
Bewende hande en vaalgrys hare,
Maar diep binne, na al hierdie jare
Steeds ‘n trotse jong soldaat.

Een wat soos ‘n leeu kon veg
En op wie sy makkers kon vertrou
As die situasie skielik sou knou
Vir veg was hy altyd reg.

Die een waarna ander opgekyk het
Wat hulle sonder twyfel sou gevolg het
‘n Dapper kameraad
‘n Reus van durf en daad.

Vandag dalk oud en met verrimpelde gesig
Maar agter daardie veraf blik versteek,
In sy gedagtes, is hy besig
Om weer deur vyandelike linies te breek.

## Fourteen Days

Fourteen days
Was all we had,
What we did with it,
Entirely up to us.

Our bed was warm,
our carnal love warmer.
Time was disappearing,
Fine sand through fingers.

So many emotions,
So many promises,
Yet to fulfil,
So little time,

Three hundred and thirty hours,
To prove love,
To profess love,
Time sand, running out of hand.

And it was done,
Sand through fingers,
Never to be gathered.
Until the next fourteen days,

Perhaps.

## Huistoe

Die SAFAIR flossie hurk op die gekraakte teer,
Meganiese kaak van die vragdeur gaap wyd, asof verveeld.
Oorkant daal ‘n Impala op die aanloopbaan neer,
Tussen die makalanies kom ‘n helikopter in beeld.

Die stil lug is swaar met Aftur se paraffienreuk,
Die gesuis van turbines en geknetter van rotore,
‘n Troepie hou sy hande beskermende oor sy ore,
‘n Ander kyk belangeloos toe terwyl hy krap aan ‘n bytplek wat jeuk.

‘n Parate luitenant stap baasspelerig met sy knipbord rond,
Praat met traak-my-nie-agtige troepe en maak kort-kort aantekeninge.
‘n Paar troepe speel kaart, waar hulle in ‘n kringetjie sit op die grond.
Oral is die verveelde troepe maar besig met hul eie gedagtes; hul eie dinge.

Hul uitrusting: rugsakke, balsakke en trommels, in netjiese rye gepak,
Lê in die warm Owambolandse son en bak.
‘n Korporaal, met verbleikde hemp, sit en lees op ‘n staaltrommel,
Op ‘n ander sit-lê ‘n soldaat en suig aan ‘n ratpack melkskommel.

Die brandstoftenkwa dreun uiteindelik weg van onder die vliegtuigvlerk
‘n Laaimeester, in sy blou oorpak, stap na die verveelde groep.
Hy kyk eers rond, tot hy die luitenant bemerk,
Sê iets en dan is dit die offisier wat almal nader roep.

Traag word berets opgesit, hemde ingesteek,
Sitvlakke afgestof, boeke en speelkaarte geberg.

Skielik is die sieldodende verveeldheid gebreek,
‘Tree aan!’ skreeu ‘n onderoffisier vererg.

Dan volg ‘n stormloop, ‘n gestamp en gestoot,
Tot die drie geledere uiteindelik vorm aanneem.
Daar is steeds ‘n onderlingse geskerts, want die afwagting is groot,
Maar eers wil die belangrike luitenant weer appèl neem.

Dan, uiteindelik, kry hulle die bevel om die toerusting te laai,
Nou is almal gretig om nie langer te draai.
Die rugsakke, balsakke en trommels moet in.
Tyd vir lyf wegsteek en slapgat wees nou, is min.

Daar is net een gedagte in elke kop.
Kom so gou moontlik aan boord, dat die deure kan toe.
Want daar is niks wat hulle nou meer kan stop.
Want hulle gaan nou huistoe!

**Kopwond**

Dertig jaar later is daardie oorlog
Die grensoorlog, sy oorlog,
Steeds besig om te woed,
Hier, in sy onstuimige gemoed.

Gereëld word hy daarna teruggepluk.
Drie dekades verdwyn in ‘n oogwink
Wanneer ‘n voorwerp, woord of reuk,
Hom weer aan daardie tye laat dink.

Sy jeugjare, grootwordjare,
Vormingsjare, oorlogsjare.
Daardie oorlog, vir ander lank reeds verby,

Maar wat steeds, kwaadaardig, in sy kop bly,

Dertig jaar later, word hy steeds in angssweet
Uit sy nagmerries wakker.
En hy wens hy kan leer om te vergeet
Die dinge wat hy gesien het; die dood van ‘n makker.

Want dertig jaar later is daardie oorlog
Die bosoorlog, sy oorlog,
Steeds besig om te woed,
Hier in sy onstuimige gemoed.

## Kroegkryger

Breëbors, in vebleikte uniform, staan hy,
Omring deur 'n gretige, jeugdige skare.
Sy hande skets prentjies in die lug,
Sy woorde herroep die gebeure.

"Anyway, there we were ..."
Verduidelik hy van voor,
Aan sy grootoog  gehoor,
Wat hang aan elke woord.

'n Slukkie Red Heart en Coke,
Herroepingssmering bloot,
'n Vonkel in 'n ondeuende oog,
Hier kom vir jou 'n storie.

Dan weer, "there we were,
three against three hundred."
Die gehoor luister steeds aandagtig,

Maar nou is daar twyfel in hul oë.

Een ongeduldige durf vra, "and then?"
'n Skalkse glimlaggie vorm agter 'n glasrand,
Nog 'n slukkie storiesmeermiddel, en dan:
"Man it was the toughest three we ever fought."

## MAG Gunner

Ek onthou soos gister,
Sy naam was Dean Lister.
Groot fris Engelse seun;
Surfer van Durbs-by-die-see.

Droogmaker van formaat,
Kon ook lekker grootpraat.
Altyd loop en vertel,
Wat hy gaan doen op pas, of wie.

Daarop uit om gesag te trotseer,
Menige sterk onderoffier het probeer
Om hierdie rebel in die bek te ruk,
Maar Dean het almal 'n pit gedruk.

Geen Sammajoor se straf,
Geen ure se ekstra dril,
Maak aan Dean Lister enige verskil;
G'n mens maak met hom hond haaraf.

Toe kry sy vindingryke pelotonsersant,
Na vele ander probeerslae, 'n puik idee,
En die manier wat hy bedink,
Om hom te tem, nogal amusant.

As permanente straf moes hy die LMG dra.
Die het hy ook gedoen, elke liewe dag,
Stil, sonder om ‘n woord te kla.
Doodtevrede met sy ekstra vrag.

Toe, op daardie noodlottige dag,
Toe SWAPO in hinderlaag wag,
Dean met MAG in die skouer,
Vuur sarsie op sarsie, terwyl hy lag.

Ons gatte gered daardie slag,
Selfs die sersant kon dit nie ontken
Slegs groot Dean se koel kop,
Het ons daardie vuurgeveg laat wen.

**Namacunde**

Slaggate in ‘n smal teerpad,
Bossies wat groei uit ‘n sementblad.
Vervalle huisies,
Koeëlgate soos puisies.
Pastelblou gehawende mure,
Vaalgeel, die van die bure.

Ruitlose vensters, soos leë oogkaste,
Murasies met mure vol barste,
Hier en daar nog ‘n geroesde sinkplaat,
Daar anderkant, ‘n motorwrak agtergelaat.

Hier het sekerlik, op ‘n dag
Mense na vrede gesmag.
Families gewoon en gewerk,

Moeders fluks en vaders sterk.
Maar nou, helaas,
Vind daarvan niks meer plaas.
Oorlog het alles stil gemaak.
Alles ongedaan gemaak.

Eens trotse wonings, met hul verweerde mure
Nou ‘n graffiti kunstenaarsateljee.
Skielik bedek met die uitlatings uit verskeie ideologië,
Van die banale tot die gure.

Viva SWAPO!
Viva FAPLA!
Viva Savimbi!
Viva Suid-Afrika!

SWAPO se moer!
‘n Mannetjie wat oor ‘n muur loer,
Daaronder, ‘Kilroy was here.’
Dit en nog vele meer.

Maar, hier het sekerlik, op ‘n dag
Mense na ‘n toekoms gesmag.
Families gewoon en gewerk,
Saterdae partytjies en Sondae kerk.

Maar nou, helaas,
Alles stil, geen meer geraas.
Want nou vind daarvan niks meer plaas.
Die oorlog het alles stil gemaak.

## Oggendritueel

Die vroeë oggendluggie is nog koel,

Die omliggende bosse begin al sigbaar raak,
Die laaste manne wat nog hul pad uit hul warm slaapsakke voel
Een of twee is al besig om koffie te maak.

Die parafienreuk van esbits hang swaar in die koel lug.
Eenkant staan ‘n troep en water afslaan,
Daar is ‘n klomp vlieë op sy bedwarm rug.
Verder weg klingel ‘n fire bucket teen ‘n geweerloop aan.

Stemme is sag, nog skor van die slaap,
Die reuk van koffie op die ligte bries.
Gebukkend, een besig om sy uitrusting bymekaar te raap,
‘n Ander klap na ‘n lastige vlieg, vies.

Kruisbeen, en met verweerde tandeborsel in die hand,
Sit die vuilgesig troepie besig om sy wapen skoon te borsel.
Die MAG gunner skud stof uit sy ammunisieband,
Terwyl sy makker, geirriteerd ‘n vlieg op sy been vermorsel.

Die gefluister van seil op materiaal,
Die gedempte klank van metaal op metaal,
‘n Sug as die swaar rugsak se bande,
Oor seer skouers getrek word met vuil hande.

Marsgereed,
Gevegsgereed.
Nog ‘n dag in die onbekende,
Net nog ‘n dag, vir hierdie gevegsbende.

## Patrollie Stap

Vuil wit sand.
Druppels sweet.

Kokende son.
En fokken sand.
Kilometer volg kilometer; onafgebroke reëlmaat,
Swaar rugsak skouerbande byt in rou skouers.
Die son bliksem, al raak dit laat.
Dik tong lek oor droë lippe wat al rou is.

Kort, moeë tree,
Dik vuil sand, ondervoets,
Smerige hand wat sweet afvee.
‘n Tak wat terugswaai, tref my onverhoeds.

‘n Honderdste kyk op my horlosie bevestig,
Dat slegs vyf minute verloop het.
Kilometers afgelê voel wragtig al nader aan sestig.
Ek moes tog maar vanoggend ammo begrawe het.

Irriterende mopanievliegie,
Wat vermakerig om skrefiesoë dartel.
Die fyn zoemgeluidjie,
Erg genoeg om iemand mee te martel.

‘Kwê,’ spot die loerie
‘Fok jou,’ dink ek in antwoord.
‘Kwê!’ Die laaste woord behoort
Ook aan die donnerse loerie.

Het die lootie nie ‘n horlosie nie?
Gaan hierdie marteling dan nooit ophou nie?
Gaan ons dan nooit weer TB nie?
Ek moes nie my besluit oor die ammo verander het nie.

En dan, as die eerste skote klap,
Is dit net stof, wierook en hare,
Mopaniebas en -blare wat oor my neersif.
Ek wat met bewende hande die stelknip op 'R' krap.

Dankie tog ek het nie die ammo weggegooi,
Op die ou end was dit tog nie so swaar nie.
Ek skiet, al kan ek nie die vyand gewaar nie,
Want ek het mos baie ammo om hulle mee te looi.

## Same - But Different

Die uniform maak ons dieselfde,
In elk geval aan die buitekant.
Maar onder daardie bruin lap
Lê die storie se ander helfte.

Lees jy Kafka of Emmanuel Kant
Verkies jy eerder Christie of L'Amour?
Of dalk is dit fotoverhale soos Tessa
En Grensvegter wat jou bekoor.

Luister jy na Mozart, Vivaldi of Bach,
Of is dit eerder die ritme en gehuil
Van Page of Blackmore se kitare
Wat roer aan jou hartsnare?

Waar voel jy jouself tuis?
By jou voorstedelike ouerhuis,
Jou girlfriend se Hillbrow woonstel,
Of jou oupa se bosveldplaas?

So, wat is jou gedagtes,
drome,
Soeke,
Vrese?

Ja, op parade lyk ons almal eenders;
Koekiedrukker vorms in bruin lap.
Maar hier diep binne in,
Is ons tog elkeen uiters uniek.

## Verlange

Ver bo my die Suiderkruis,
Onder my net vuilwit sand.
Hier lê ek in my muwwe slaapsak,
Iewers in veraf Owamboland.

Iewers in die gitswart duister,
En weëmoedig, roep ‘n naguiltjie,
En gee hartseer uiting
Aan my eie eensaamheid.

Rondom my lê die ander.
Die stilte net kort-kort verbreek
Deur iemand wat omdraai
Of ‘n wind breek.

Hoeveel slapelose nagte nog?
Hoeveel eindelose lang  dae?
Voor ek weer vir jou
In my arms kan hou?

Die vingernael sekelmaan
Loer skalks oor die bosse,
Dun geelwit glimlag hartseer,
In stille simpatie met my verlange.

En steeds lê ek wawyd wakker.
En wonder of jy ook verlang.
Want ek weet my eensaamheid,
Is binne my ‘n beklemmende drang.

Die onsekerheid oor die toekoms,
Die waaroms en hoekoms,
Speel met mekaar wegkruipertjie
Hier in die newels van my gedagtes.

Tot in die skemerlig van die oggend
Lê ek rusteloos en rondrol,
Gyselaar van my onstuimige gedagtes,
Van my vrese en verwagtings.

## Wapenbroers

Bloed is dikker as water;
So sê dié wat weet.
Maar hy wat saam met my sweet,
veg en woed,
Hy is ook my broer,
Al is hy nie my bloed.

Hier neffens my;
In die diep loopgraaf,
Agter sy geweer lê hy,
Vreesloos en braaf.

My wapenbroer;
En hy is nader as ‘n bloedbroer.

Hulle wat nie daar was,
Sal dit nie kan verstaan.
Maar nie tyd of afstand
Laat ooit daardie band vergaan.
Want wapenbroers;
Word ook bloedbroers.

Klaas Prinsloo het diens gedoen in die laat 1980’s te Katima Mulilo en het hierdie gedig geskryf na aanleiding van ’n aanval.

*“My rymelary het voortgespruit uit sameflansing van verhale wat lede ondervind het. Ook wat ek as DTM lid operasioneel ervaar het. Dit het my diep getref en ek het dit as `Sielebraaksel` van ’n Soldaat beskryf.”*

## Hinderlaag

Die Buffel skommelwieg soos dit deur die bosse stoot.
Dis laatmiddag en droog en warm.
Troepe sluk met lou water `n stukkie brood.
Ducktail smeer spoeg aan die tattoo op sy arm.

Die Buffels knor heg en steg verby,
met vol tenks diesel aan hulle sy.
Lui lusteloos sit troepe en slaap.
Solli rus sy ken op sy hande op sy blitsbreker, hy staar soos `n skaap.
Dolf sip sy water, gespike met `n Vodkadop.
Ren skud al mompelend moerig sy kop.

WAROEMMMM ! breek die HEL skielik los in die bos !

Dolf lanseer soos uit `n uitskietstoel.
Dis `n anti-tenk myn, met die krag van `n trein.
Met die blitsbreker deur Solli se hande, ken en brein,
voel hy geen pyn.
Ren gil onmenslik in vlamme en hy duik vir die sand.

Die Buffel land skuins teen `n boom op sy kant.
Brandende diesel steek die veld aan die brand.

Incoming klap oral rond, hoofsaaklik mortiere.
Buffels maal saam met Ratels en Elande rond soos diere.
Die vyand onttrek uit die troepe se visiere.
Ren kerm soos `n swaar gekweste hond.
Hy suig aan die pyn van sy vernielde duim met `n verwoeste mond.
Die verskroeide vleisreuk laat troepe braak.
Vyandelike vuur het nou gestaak.

Dolf se rug is af, hy is verdwaas.
Chaos heers tussen stof en geraas,
met drogbeelde van verminking en pyn.
Waarom was daar soveel venyn?

Medics voer verliese af,
soos die dobbelstene vir hulle val,
een na die hospitaal, een na die graf.
En dan is dit al.

"Naand oom, naand tannie,
Dis met bitter spyt wat ons wil sê,
Solli het gegaan soos hy dit wou hê.
`n Dapper kryger in murg en been,
Mag God u in u beproewing seën.
Dit was baie vinnig, hy`t niks gevoel,
Hier is sy goedjies en dogtag, dis vir u bedoel.
Amen."

Willem Ratte voltooi sy skool loopbaan in die Paarl. Hy verwerf sy BA graad met geskiedenis as hoofvak. Op die ouderdom van 25 jr sluit hy aan by die Rhodesiese weermag, waar hy ses jaar lank dien en aan operasies deelneem in Rhodesie, Mosambiek en Zambie. Na offisierskeuring by die SAW in 1979, word hy in beheer geplaas van 32 Bataljon se verkenningsvleuel en neem deel aan verkennings en gevegte in Suid-Angola onder Kommandant Deon Ferreira. Daarna word hy ontplooi binnelands en help om die Verre Oos-Owambo te beveilig. Hy was ook gedurende 1987 en 1988 betrokke by die opleiding van guerrilla magte in die Caprivi. Hy was betrokke by die stigting van Radio Pretoria en die oprigting van die Volksmoord Museum te Balmoral. Hy word verskeie kere deur die regering gearresteer en in tronke aangehou. Hy skryf oor die onlangse Suider-Afrikaanse geskiedenis, en ook gedigte.Hy is ’n patriot in siel en been.

## Africa's Veterans

The tank you fought, so rusty, old and wrecked,
In Africa it sank in sand and stuck,
By weeds outgrown, with vines a-creep, bedecked,
With open hatch a-gaping, emptied, muck.

So you, too old and rusty, wrecked and bent,
You too stuck here, now sinking fast to doom,
Weighed down by sins, of purpose stripped and rent
Apart by war and peace, read sold-out gloom.

But tank and size and shape still clear,
defies Aband'ment. Hard and thick its armour, smooth,

Its gun still points and threatens all the lies,
If only it could speak, of brave your youth.

And you still here and living, seem'ly good,
Your skin still thick and hard, your bod seems strong,
Your brain still fine, think run and fight you could,
Your punch still there, your reach still far and long.

Now tank and you, both vet'rans done with, doomed –
But much to tell, of freedom lost, then 'boomed'.

**Avanca!**

Mashila, rucksack, arma, bombs and spade,
Machine-gun, rifles, ammo, water, rats,
Avanca'd, carried, walked, till TB made,
All round defence, dug in, with hands on gats,
Like ghosts you moved, your cammo fit the bush,
On grass and sand your boots, so quiet, trod,
Through shimm'ring trees you swept, by sergeants' push,
Stepped stride by stride, kept up with tired bod,
Then bullets crack, you dash and down and crawl,
Mashila off, you get in line, you fight,
"Avanca!" sounds, your unit's clarion call,
You up and storm, "Avanca!", shoot on sight.
The contact lasts, then sputters, falters, dies.
- One troop was killed, mashila lonely lies...

**Goebaai, Meraai**.

Goebaai Meraai,
Ons gaan nou waai,

en, sand

sal jy hom nie sien
totdat jy op hom trap
die lafaard se wapen
op ʼn afstand verskuil
vermoor hy en,
vermink

diskrimineer hy nie teen
vyand – broer
of vriend,

## En Daar Was Weer Koppe

wanneer  Caspirs aan die einde van die dag
wye sirkels deur lokasies maal en kolk,
bloedbesmette lyke opgeblaas deur die son
stewig aan  bakwerk vasgemaak
vir die wye wêreld om te aanskou
buddies rooi lap om hulle kop
en, arms vou

hul oorwinningskreet soos Rooihuid Indiane skrou
hulle koppe trots van ver af wys
vrees en skok die PB's knou
kan jy weet,
die oorwinningsvuur gaan vanaand
hoog bo brand
**pb's – plaaslike bevolking*

## Hoeveel Bodybags Gemerk

Staalgrys koue plastiek met stewige zip
netjiese stoor item hoog op rak geberg
word jy bloot as *disposable* gemerk
van rak afgehaal wanneer ons sterf
is jy ŉ statistiek om syfers te vergelyk
jou deurskynende plastiek koevert
vir ons om magsnommers in te vul
of is jy slegs ŉ sindelike ontwerp
verrottende vlees  en gas te verberg
jammer jy is nie soos jou inhoud
ook *bio-degradable* verwerk

## Loopgraaf

met bloed en sweet
uit sand en klei
gegrawe
jou skiettorings
van oorskot
in sandsak gevul
beskerm jy ons
teen die aanslag
wat vyand bring
of is jy ŉ vals skans
teen die ontberinge
van die oorlog
is daar geen keer
teen hitte
van die son
of koue

wat die winter
bring
is daar
geen verweer
as die gifrook kom
of as ŉ granaat
binne jou walle
val
verander jy
in ŉ grag
as die reën neerdaal
is daar geen salf te smeer
teen die eentonigheid
van jou bestaan

was jy die tuiste
van menige brawe
soldaat

## Ondangwa Poskantoor

1 Januarie 1985
veertig myl suid van Santa Clara
rys bleeksiek paddastoel
misterieus uit aardse kors
van ver te aanskou
eers stilswyend dan
deur oorverdowende knal gevolg
suig en kolk dit amptenaar,
ook pensionaris
soos stofbelaaide poeier
dwarsdeur versplinterde dak

versprei dit ook liggaam ledemaat
wyd suid en noord

vyf dood
veertien gewond
in die naam van vryheid
tog sonder rede,
hul eie magte gedood

## Ons Dapper Vegters

wanneer  die gejagte
in onskuld
jagter word
adolessente
instinktiewelik transformeer
na super predatoor
hormoon belaai
adrenalien geïnspireerd
die reuk van stof,
vermeng met bloed -
en, grond ervaar

wapen span
die sneller trek
sy maagdelikheid verloor,
kan jy maar weet
hierdie held
is gereed
om te veg
vir volk en,
vaderland

sal hy die vyand
volg en jag
tot die dood

## Recce

word jy van hoog bo in die lug
met suurstof uit die vliegtuig gewerp
om met valskerm sagvallend, in die nag te land
waar jy onverskrokke en alleen tussen vyand lê en wag
jy geduldig die wêreld bespied en verken
die raaisels te ontbloot en te rapporteer
vir leiers om veldslag te beplan

danksy jou, sukses te behaal
ook ons brawe soldaat,
jy 'n ware held

## Rum Run Ry

rakelings oor makalani
laat hitte gloede jou strompel
sukkelend shona tot shona
enjin dreunend, rook al volgend
onder mees onverskrokke
saai rum run vrees en respek
stuur dit rillings op tot jou nek
sweetdruppels plof tot op die dek
Ondangwa na Eenhana
dra dit mens, lewens proviand
soms ook die dood

leer dit brawe soldaat
waarlik bid
in sy uur van nood

## Skadu's in die Sand

(Vir "Shorty" Sisingi Kamongo en al die brawe spoorsnyers)

wanneer skadu's
in die sand
hul verhaal
verkondig
en, vertel

geheime deel
ontleed
die vyand
sy achilles
ontbloot

net soos 'n Judas
die wie – wat
hierlangs beweeg
verraai en,
verkoop

sal die brawe held
met Casspir vergesel
die vyand volg en,
waar spore sterf
sy kop vermorsel
en, vergruis

... vir volk en,
vaderland

## Ter Ere Aan Die Onverskrokke Vlossie

om en om in die rondte om, sirkel jy
gemagnetiseerd soos mot om brandende kers
son helder flitsend op jou skitterblik
kruip jy uit verbysterende hoogste uit
om jou te beskerm teen die aanslag
wat nabye terroris dalk mag bring
word jou roete sorgvuldig gemanipuleer
van uit beheertoring georkestreer
bring jy vars manskap, versterkings
die lang verwagte troepie-pos
neem jy ook die siekes saam
ons casavac's en bodybags
ook die wat uit gaan tree

gedienstig geduldig gedwee
dankbaar veilig, keer op keer
ons vertroue altyd in jou

## Waar Brawe Soldate Waag

Soos 'n vlieënde walvis,
wat geboorte skenk
pop hul uit haar buik
reëlmatig een vir een
om na benede te duik

en soos dit die aarde nader jaag
ontplof hul skielik soos wit sampioen
reuse sirkelagtige sambrele
liggies voortgedryf deur die wind
hulle soos skapies aangejaag
totdat hul veilig land

hierdie dapper soldate
ook hul plig verrig
vir volk, en
vaderland

Anthony Turton served in 2 Light Horse Regiment, 81 Armoured Brigade, and was recruited into a special operations unit that was created to avenge the Pretoria car bombing. He then served in the Chief Directorate Covert Operations of NIS and later became a founding member of the South African Secret Service. He has written about this in a book called Shaking Hands with Billy from which these short stories have been extracted.

http://www.shakinghandswithbilly.com

*Poems Conceived on a forgotten Cold War battlefield in Africa.*

## A Crew Commander's Lament

The Eland's gears they whined and ground
The radio hissed and spluttered
With a dust-choked voice I gave command
"HE Action – Loaded!"
A stallion's kick as the breechblock surged
And the Demon's shell struck home
Rending flesh from bone and breaking steel
Claiming some poor Mother's son

In the dark of night I shed my tear
Unable to cry out loud
Thinking of those poor lost souls
How can we as a people be proud?
But in the shadow of the dawn
As the darkness yields to light

An unspoken question nags as I yawn
How can we escape this plight?

And so the small idea gets life
Like a germinating seed
Taking root in the ruins of a bombed-out place
Among the rubble where our fears used to breed
As we lead young men with aggression into war
Girding the softness of their fleece
Can we do what has ne'er been done before?
Dare to think that thought called peace…

## A Forsaken Camp in Africa

I came to this forsaken camp
Some time in mid-July
The Corporals they all laughed at me
"The Soutie's sure to die"
They made me fill in forms
Until I shook with fear
About my parent's politics
And if my brother's queer

Here's your golden Dog Tags
You'll be in combat soon
And a piece of paper
To say you left here sane
But if you've got ambition
And want a good career
Just sign along the …… line
And join for fifteen years

*Jointly composed by soldiers in my tent while on a tour of combat duty after imbibing heavily on music from the Viëtnam War era.*

## Interlocking Arcs of Fire

The night air was cool and sweet
Scent of nectar wafting wide
Under the arms of the Baobab majestic spread
We dug ourselves into the ground

Spirits of our ancestors spun
In the branches high above
Were it not for the presence of the guns
My soul would be at peace

The radio hissed as the message was passed
From now on silence prevails
Alone with our thoughts and the palms of our hands
We gingerly caress the guns

The blast was loud as the claymore went off
The ambush had been triggered
And then with the most spectacular sight
We engaged with all our force

Hot streaks in the dark we spat out our lead
From the guns until then silent
'Til the barrels glowed near-red
Interlocking arcs of fire

In the middle of that hail
Some soldiers bleed and die
But in the rush of battle fierce

We have no time to stop and think

That these were sons of Mother's sad
Simply doing what they must
To answer the calling of the day
As we ourselves just did

But now as time and distance pass
Between what happened then
We can in peace stop to reflect
The senseless anger of the time

For a life so lost is sad indeed
Because it's a one way street
But now with wisdom deadly bought
We can reflect and mourn

As we begin to remember
What we tried so hard to forget
We start to feel we are human beings
And not just lumps of meat

## One Man's Freedom is another Man's Fear

Locked within the TNT
A demon lies there lurking
Urging to be unleashed
By a soldier unsuspecting
Like a glutton to feed
On flesh soft, blood and bone
Why do we feel this primordial need?
To invade someone else's home

What have they done to drive us so?
Into that limbo of no-man's land
Beyond what I call that thin grey line
Dehumanized lost souls
Why does the unknown cause us to fear?
Making us act this way
Or do we think if we call them Gook's
We can simply do as we may?

Why are we afraid of those aspirations so?
As their yearning simply to be free
Ignites in us that thing called fear
Is there no place in there somewhere for me?
What will it take for us to start
To seek between us common ground?
Or does the beat of Mother Africa's heart
Doom us eternal, no peace to be found?

## Berna van de Venter

Berna Julietta van de Venter kom uit ʼn soldate agtergrond. Sy het noue betrokkenheid gehad met 1 SAI Bn.

### 16 September 1999

Die dag sou normaal begin
dan vertrek ambulanse met skreeuende sirenes:
Weermag en siviel na 'n vernietigende toneel
min voorbereid op die afskuwelike gesig

Kantore waar eens my eie familie ook was
'n Rolstoel van 'n gesinsvriend - omgegooi
'n skoot het hom skrams getref
Sus-hulle se buurman had geen kans
ook nie hul vriend
twee jaar tevore nog saam vakansie gehou

Ons staan en kyk
ambulanse keer terug
Bloed wat gevloei het
nou met water en seep vermeng ...

Vyf oop grafte lê langs mekaar
Soldate kners op tande
Trane biggel oor wange
Families is stukkend
Rou snikke skeur na bowe
verslae kindertjies kyk toe
Almal vra "Here hoekom?"

Niemand verstaan!
"The last post" sny deur murg en been
Kiste sak .....

Later vars hopies rooi grond van ons ou Vrystaat aarde
tot stof keer hul terug
"May their souls rest in peace.....!

*Dit is die slagting wat plaasgevind het by 1 SAI Bn in Tempe waar die swart soldaat ammunisie wederregtelik getrek het en toe op sy moordtog vertrek het om spesifiek wit soldate af te maai. Sewe in totaal het gesterf. Hy is agtervolg en het die doodskoot gekry.*

## My Troepie

Sal ek jou eendag vind?
Wat sal ek vir jou sê ...
Ek het so lank gewag op jou!

Jy my held van toeka tot nou
staan uit bo al die ander
Daar is geeneen soos jy

Jy was glo 'n yster
Soldaat van formaat
jy het gelei met onderskeiding
ander het opgekyk na jou

Vreesloos was jou aanslag op die vyand
Jy het geweet waar om die hardste te slaan.
Jy was totaal in beheer

in elke veldslag
meedoënloos

In my drome sien ek jou stap
die aantreklikste man
netjies, fier, regop, bruingebrand.
Jy kom na my toe aan
en glimlag breed
My droom vervaag
die newels van jou beeld
soos mis voor die son ...

Tyd het aangestap
ons is almal ouer
Verby is daardie dae
van elke jong soldaat

Hoe sou jy nou lyk?

Etienne van der Walt het sy diensplig gedoen in 1987 / 1988 en was deel van Operasie Hooper in Angola.  Oor PTSD.

## Tatoëermerke

Permanente voorstellings op n lap van vel geëts.
Noukeurige beelde.. ‘n herinering uit jou lewe geskets.
Met absolute vertroue verewig met naalde weerlê.
Jou kunswerk moet uitskree wat jy daarmee wil sê.

Prentjieverhaal geplaas om na toeskouersaandag te vry.
Ontbloot gelaat .. uit die oog van die aanskouer, sy kommentaar te kry.
Jou foto van betekenis vir jou eie waarde beperk.
Prentjie boodskap is immers gemaak om jou geheue te versterk.

Permanente letsels in die voue van ŉ brein geëts.
Met ongevraagde beelde is herineringe uit jou verlede geskets.
Met aanspreeklike gebeure in gedagtes weerlê.
Parasiet in jou brein wat jy glad nie wil hê.

Nagmerrie verhaal verban om niemand se aandag te kry,
Versteek gelaat.. diep in die voue van jou denke om jou storie te vermy.
Waarde van seer ongevraagd tot jou lewe beperk.
Prentjie beeld in my brein gelaat… maar dit kan my glad nie versterk

Rosalie van Eeden is ŉ onderwyseres wat ŉ weermagvrou was van 1983 tot 1989. In Goeiemiddag Kaptein word beskryf hoe angstig sy gewag het vir haar man om terug te kom van Ops Modular. Met - *Terug*? word die effek van PTSD op die gesin beskryf. Dikwels het almal die soldaat se nood gesien en verstaan, maar min het besef hoe die gesin voel wat ŉ vreemdeling teruggekry het.

## Goeiemiddag, Kaptein

Goeiemiddag, Kaptein, dis Sersant ___ se vrou.
Dis nou vier maande wanneer kom die manne terug?
Jy sien, my dogtertjie vra elke dag
Sy soen haar pappa se foto saans
Die kar het opgepak, die geyser het geblaas
en die leeus kan al wegkruip in ons gras.
Volgende week?
Ag, dankie tog!

Goeiemiddag, Kaptein die week is verby
wanneer kom die manne dan?
Volgende week, sê jy ... maar ...
Ja, dis die Weermag, ek verstaan
Goeiemiddag, Kaptein, dis al twee weke ...
Volgende week, miskien ...

Kaptein, dis al ‘n maand ...
My senuwees is gaar
Saans, op TV – die name rol verby
Ek is so bang ek sien sy naam daar.

Goeiemiddag. Kaptein?
Môre, sê jy?
Ag dankie, Goeie Vader
Hy’s nog ‘n slag gespaar!

## Terug?

Jy's terug!
Aanvanklike ekstase
Blydskap vir die weersiens
Vuil bosklere
Swart ge"tan"
Vol grappies en snaakse insidente ...

Maar geleidelik kom die "nuwe" jy:
vol trauma en woede ook omdat ek nie verstaan nie.
Hoe kan ek dan?
Jy kan nie, wil nie, mag nie praat nie.
En meer en meer soek jy die geselskap op van die wat daar was.
En ek? Verward en verwerp is ek weer alleen.

## Ek Wens

Ek wens ...
ek kon salf smeer
aan jou gekneusde siel;
‘n pleister plak
op jou stukkende gemoed;
jou gebroke gees verbind

maar
as die nagmerries

jou bloots ry;
die oorlogsgeraamtes
jou wakker ratel
in onbewaakte oomblik

kan ek slegs
jou in my arms toevou
jou kop teen my bors
my mond teen jou wang

en my hart huil
oor jou onskuld,
te vroeg weggeruk,
en die herinnerings
wat nooit sal vervaag nie

Lt-kol Tinus Jansen van Rensburg sluit aan by die SA Lugmag 1964. *"My oë is blou en my uniform is blou in die mooi blou lug van ons geliefde Suid-Afrika. Toe sê iemand dis oorlog, maar ek het nie daarvoor aangeteken nie. Ek was maar net 19 jaar oud en wat nou. Ons vlieg die polisiemanne grens toe. Ons lag en huil en is honger saam met hulle . Ons vlieg die dooies huis toe en deel hulle smart. Ons word self stukkend geskiet en stort neer. Ons erf die grenssiektes en stres, wat ons later beroof van ons gesondheid".*

## Gevalle Kryger

Die laaste kap en die kapper staan terug.
Hy luister hoe kreun die seder boom,
'n lang kraak, 'n lang tyd,
'n vergrepe uit ewigheid, dan val hy.

Die stof waarop sy sandale geloop het,
is die stof wat bloed en sweet meng.
Die hart wat soos 'n Afrika-drom doem,
verloor sy ritme en gee sy laaste klop.

Die pyl in die laaste snaar gespan,
vlieg na geen teiken nie.
Die vyand se swaard maak nog een swaai,
wat kryger gesaai het, moet hy nou maai.

Kryger, held onder helde,
Nimrod onder die sterkes,
'n Dawid, 'n Goliat op slagvelde,
oorlog was jou sportvelde.

Hier het jy gejuig en gelag,
saam met die oorlogsgode gejag.
Elke geveg was ’n simfonie dans
en daar was baie min blaaskans.

Byna was jy volmaak
vir jou was oorlog ’n heilige saak.
Die reuk van oorlog was altyd in jou neus,
Soos ’n standbeeld was jy majestueus.

Elke veldslag was net ’n oefening
’n versadiging van welbelustigheid.
Môre se uitdaging is ’n nuwe vestiging
van vele krygers se gewilligheid.

Êrens het iemand jou hart uitgesny
by wie se voete lê die boeke van oorloë?
Nog tien duisend stemme om stil te maak
hoe anders dan is oorlog jou vermaak.

Nog ’n slagveld sonder waarde
’n bloedvergieting sonder meting.
Hier tril hoekoms in ’n duisend pyle,
nog vaders lê met spoeg aan hul baarde.

Almal betaal die prys vir vryheid
maar wie se vryheid sê vryheid is reg?
Krygers swerm na die geveg
en maal in die kolk van dood tereg.

Gister en eergister se oorloë
leer ons vandag se oorloë.

Môre is daar weer oorloë
en daaruit maak ons oormôre se oorloë.

Kryger, elke oorlog het 'n verskoning
maar die raadsale sit in die Vatikaan.
Jy is verslaaf en 'n slaaf van oorlog
en net oorlog kook in jou soos 'n vulkaan.

Miljoene krygers word gebore
en gaan in oorloë verlore.
Vir wie dan is die lewe dan beskore?
Alleen vir die Hemels gehore.

Die eerste oorlog in die Hemel was oor hoogmoed.
Toe val die saad van oorlog op die aarde.
Ek is gebore met 'n krygerskleed in onskuld
en lewenslank dra ek my swaard en skuld.

Kryger! vandag trek jou gety terug,
die son en die maan word vir jou dof.
Al jou gisters aanskou jou kromme rug
vandag is jy uiteindelik vry van oorlog.

Kryger! jy het op baie bladsye geveg
jou perd het byna op wolke gesweef
jou voete van goud het die aarde gestamp.
Kryger jou laaste hoofstuk word vandag afgeteken.

## Grensoorlog

Bose geeste het jou gestook
nagadders en pofadders,

in ’n hool van geheul,
verraaiers wat in hulleself smeul.

Grensoorlog wie is jy,
skielik weet so min van jou
Daar is hulle wat onthou
uit die seer van elke vrou.

Grensoorlog tog so geheim.
Oor jou was getrek ’n gordyn.
Wie gaan eendag betaal,
wat my volk laat faal.

Jy’s gebore uit leuens en bedrog,
’n slegte reuk lê nog in die land.
Jy het my jeug gepluk,
jy het my drome uit geruk.

Die leër, die vloot, die lugmag,
ons was oorwinnaars in elke slag.
Ons geloof en eerbaarheid,
het die vyand gedwing tot ontslag.

Aan ons kant was Engelse, Portugese en Boesmans.
Soos Israel van ouds,
was ons trots en magtig.
Onder ons banier was ons kragtig.

’n Trotse volk het sy seuns gegee,
vir ’n potjie spel van valse droom.
Die room van hierdie land
het vrot geword in hierdie verband.

Waarom was die seuns se bloed,
op 'n skinkbord vir Farao gegee?
Twee en twintig jaar later,
my seun, vandag moes jy veertig wees.

Daar was so baie mooi,
totdat jy ons land getref het.
Soveel verlange en seer,
het jy ons laat erf.

Die Boesmans het ons laat lag,
hulle karakters was hulle vlag,
Die aandwind was hulle volkslied.
Helaas hulle verloor hul paradys.

Skielik was hulle bestaan,
in die geskeidenisboeke gebêre,
maar die gees van boesman,
sal vir ewig met die wind wals.

Boesman , jy is die vleuels van my drome,
jy was so vry soos die arend,
jou grense was verby die hemel,
jy was gevleg in die natuur.

Die wind het vir ewig,
jou voetspore uit gewis.
Die mooi het vervaag,
die heilig is ontheilig.

Jou hartssnaar is gespan,
oor die boog van jou hoop.

Die watergate het opgedroog,
jou geheime in die sand gekwyn.

Die Boesman het sy land verloor,
my volk,  het sy siel verloor.
Boesman word deur God onthou,
jou skadu hoort in die veld.

Twintig jaar het ons kiste,
na die graf gedra.
Daar is tellings aan die heldemuur,
teen wie  se muur, die gesneuwelde huwelike.

Daar's 'n kruik van bitterheid,
my volk proe dit van die Boere-Oorlog.
Grensoorlog,  jy was nog 'n altaar,
waar my volk weer opgeoffer was.

## Jy Is Die Polisieman

Onthou jy die saad van jou roeping
gebore uit jou Pa en Oupa, oud Polisiemanne?
Onthou jy die durf in jou seuntjiehart
toe jou oë geblits het
en jy so baie gelag het?

Die kaskaretjie was jou blitspatrollie motor
en die driewiel jou Harley Davidson.
Oor jou uniform was jou houtgeweer
en aan jou sy, 'n swart plastiekpistool.
Jy het gesê " ek gaan `n Polisieman word, ek sweer ".

Polisieman! In jou roeping lê jou eed gemessel
om te dien en te beskerm,.
Jy is die Polisieman, die Predikant, die Dokter
die onderwyser en die vredemaker.

Soos uitgekapte berge
staan die Tien Gebooie.
Hoekom het die mooi mens
die boom van kwaad gekies?

Te veel sake, te min vervolgings
Te veel vrae en te min antwoorde.
Die koringlande van wetteloosheid
staan vir die oes, maar te min Polisiemanne.

Jou wêreld verander elke nag.
Gister se hoofstuk is skaars afgeteken
en die oggendkoerant is besmet
met diefstal, moord en korrupsie.
Ja! Wat van die uitgewiste familie?

Misdaad groei soos khaki bos
en klou soos groen mos.
Jy is die Polisieman wat die misdadiger soek,
want sy brood en botter was `n gruwelike vloek.

Misdaad het sy eie wette en geleerdheid,
hy floreer in sy eie verslaafdheid.
Sy teelaarde is die mens se hart
in die kroeë, die dobbelsale en die begeerlikheid
wat lei tot die mens se tronke en smart

Jy is die Polisieman van die winters en die somers,
die laataande en die vroeê oggende,
die man van al die mens se seisoene.
Wie gee vir jou `n kelkie vrede ?

Hoe ontrafel jy die gekoekte vislyn
van haat, nyd, twis in al die slym?
Helaas, ’n woordeboek van die mens se boosheid
wat hy soms verdoesel in skynheiligheid.

In elke gemeenskap loop jou lewe
die sinkplaatpaaie van misdaad, sewe maal sewe
en die dubbeltjie velde van seer
om oral te probeer keer.
Seun van die Wet, hoe kan ek jou eer ?

Die visserman arbei met silwer visse
die tuinier met bloedrooi rose.
Die veewagter sit in vrede.
Die musikant sing vir die maan sonder rede.
Jy is die Polisieman op die Golgota- pad,
jy verstaan en vergewe.

In die vuil modderbad woonbuurt
speel die kinders en die maer honde.
In jou arms hou jy die dwelmverslaafde kind,
waar is al die smous honde ?
Hier en in die rykman se hart groei die misdade.

As die medaljes klinker by jou makker se graf
is daar een hond in die verte wat blaf.
Bo in die blou lug draai die witbors kraai.

`n Groot Polisieman is in sy plig afgemaai.
Die familie se trane verdwyn in die harde sand.
Jy is die Polisieman en verstaan die band,.

## Ons Soldaat Seun

Jong seun van die Vrystaat vlaktes
waar die Kiewiet hiert oor die vlaktes
en die Korhaan hink en pink loop
soos `n ou man kerk toe vol hoop.
Dis hier waar die windjie warrel wals.

Springbokkies wei onrustig oor die velde.
Die tarentale skinder en skrop alles om
soos `n laerskool wat uitkom.
Die windpomp staan soos `n kerktoring.
In sy pen-wortel lê lafenis en lewe.

Die Hadidas skreeu, maak gou, maak gou !
Terwyl hulle die waggelende makou aanskou.
Die fyn reëntjie kom, jakkals en wolf gaan trou
en is dit nou `n gebrou.

Witkop soldate seun op die grens.
Om hom staan oorlogsvoertuie en kannonne.
Dit is alles om mense dood te maak.
Op die plaas loop die voertuie om kos te maak.

Waarom is jy hier, ons soldaat?
Is daar vir die mens geen vredesraad?
Oorlog is die duiwel se misdaad
en juig die daad in wrede haat.

Maar! Vir die wêreld is dit te laat.

Soldaat marsjeer om vlag en vaandel
van `n Volkslied en `n vaderland.
Ons soldaat seun praat ons boeretaal
want in sy bors klop `n hart van staal.

Dis `n oorlog in `n ander land
vir die politiek en die satan.
Soldaat seun, jy ken jou verlede op die plaas
maar hoekom gaan jy veg, helaas !

Daar is `n boek van hoekoms
Daar is `n moederhart wat wonder.
Pa onthou die pyn van die ou oorlog
hierdie een is ons seun en geen ander

Jou slaapplek is onder die sterre
en hier brand die kole van verlange.
Waar loop die paaie môre heen?
Straks met die vyand in gemeen.

Ons soldaat seun het gesneuwel
`n slagoffer van die oorlogseuwel.
Ons soldaat seun se lewe verniet.
Op die vlakte van die plaas, staan 'n kruis
aan sy voet ween die blommetjies in die wind se suis.
Vir ons soldaat seun is dit `n lang stilte.

Louis van Wyk het in 1966 sy diensplig voltooi te 4 Veld Opleidings Regiment te Potchefstroom. Daarna het hy as burgermag vrywilliger aangesluit as deel van 2 Regiment De La Rey. Na sy deelname aan Operasie Savannah het hy in 1976 Staandemag aangesluit en het hy in verskeie kommandemente en poste gedien, tot en met sy diens uit-trede in 1999.

## Offisier

Stil het hy gestaan, regop en fier;
In die skemer van die menasiekroeg;
Donker oë flitsend, soos oor 'n visier;
Het hy na almal omheen getuur.

Min het hy geweet, dat eendag;
Die jong Kaptein, aangevuur,
Opgelei te word vir oorlog avontuur,
Oorlog , is sy natuur.

Van die see tot in die bos en sand,
Doen hy sy belofte gestand,
Man van yster, staal en stof,
Hoogeag van dag tot dag.

Van hegte basis na hegte basis.
Veg hy die oorlog dag na dag,
Sonder skroom,veilig terug,
Elke man, sy belofte gestand.

En as die sekelmaan vanaand,

Sy bloedtraan stort in die weste,
En hande omhoog in sand verhewe,
Wie sal 'n traan stort, in die stof.

En in sy basis stort hy 'n traan,
Oorlog weggeneem, wat is sy bestaan,
Sekelmaan, O, sekelmaan, wys my die pad,
Vol vertroue, opgestaan,

Hier is ek, regop en fier
Oë blitsend, Skarlaken en Delta.
Dit is my natuur, sonder die sekelmaan,
Ek is Dawid, sonder 'n traan.

*Hierdie gedig het Louis van Wyk geskryf na aanleiding van herrineringe aan sy eerste ontmoeting met Kapt Dawid Lotter in 1984 te 4 SAI Bn.*

## Sewentig Jaar

Wat het geword van sewentig jaar;
Angsbevange teruggestaar;
'n Brief wat dwing na oorlog, sowaar;
'n Volla gery na diensplig jaar.

4 Veld,'n bataljon en wat daarna;
Opgelei te word vir jare daarna;
Wat is die nut om terug te staar.

Na jare van swoeg en sewentig jaar;
En steeds dun soos 'n pilaar;
Met gees van staal, al word die tyd min,
na sewentig jaar;

Oshivello, Oshakati en 'n Shona;
Mapacha, Omahoni en Nepara;
Savannaha en Cela en plekke daarna;

'n Wit sandpad;
'n Buffel en 'n Ratel;
Wie het my gelos ??

'n Traan vanaand, wie sal weet, die hartseer;
die Traan wat drup teen die volmaan vanaand;
vir Sewentig jaar, in hierdie aand.

Robert Vassis het diens gedoen in die SA Lugmag 1984 en daarna by die Staandemag aangesluit.

**Die Tiekieboks en die Troep**

Die toue is lank
Kleingeld al drie keer omgedraai in my hand
Dit is my beurt
Ek staan regop en voel geëerd

Hy lui, wees by die huis asseblief
Tel op, tel op, ek wil dankie sê vir die brief
Is dit jy my seun?
Ja ma, sê ek met ‘n sug en ‘n steun

Dankie vir my pakkie en brief
Stuur groete vir boeta en pa lief
Ons vlieg môre vroeg om te gaan werk
Veilig wees my seun, wees sterk

Die toue is kort
Wonder wie is by die huis
My seun, is dit jy wat praat?
Ja ma, waar is pa, ek soek raad

Allan Venter was vanaf 1982 tot 1987 ŉ tiffie in die SAW en ŉ Ratel spesialis. Hy was die Ratel tiffie in Operasie Firewood, waar die meeste lewensverlies op een dag in die geskiedenis van die SAW gely was - op daardie dag in 1987.

## Alles

Van stof tot as
in ŉ houtjas, jou lyf
nie in my arms styf

Trots het jy alles gegee
jou lewe en lag
gevou in die mooiste vlag

My naam nooit weer oor jou lippe
in jou trotse uniform getooi
hoekom is ek nie ook genooi?

So min het jy gevra
so baie het jy gelos
nog meer het jy gegee

Hoekom jy?
Hoekom nou?
Hoekom so gou?

Nog nader aan ŉ doel?
nog ŉ soldaat verloor
eendag alleen bly ek oor

Wie gaan swaar nou kry
die een wat deur die wolke gly
of die een wat eensaam agterbly?

Hier kyk ons mekaar deur pikswart brille
en vra sonder woorde
wie plant ons volgende?

**Konflik**

Is dit die klank van brons in staal jasse
Die reuk van kryt of die vlam wat dit maak
Die beheer van gevorderde tegnologie
Die gedreun van die sterkste enjins
Of hoe dit die aarde skud

Is dit die smee van vriendskap
Die swaarkry, die bloed en sweet
Die mag van saamwees
Die gedril van 'n duisend man
Of hoe dit ons skud

Is dit die krag wat dit my gee
Die adrenalien wat vrylik vloei
Die doodsgevaar
Die konflik
Of hoe dit my skud

Is dit die inval van 'n vreemde land
Die gedonder van grofgeskut
Die mobilisering van tienduisend
Die verwoesting van alles

Of hoe dit hulle skud

Is dit die verplettering van weefsel
Die bloed wat vloei
Die breek van vriendskap
Die grou van grafte
Of hoe dit die hart skud

Is dit die val van die vyand
Die vernietiging van sy land
Die vernedering van sy vrou
Die dood van sy kind
Of hoe dit die skepper skud

## Oorlog

Een man se stryd in ’n ander se land
om nog een ander se doel te bevredig.

Vreemde sterre vreemde land,
ander bome, ander sand
Geen berge geen branders
tot die lug ruik anders

Die dood skuil pikswart agter ’n bos, sy bos,
ek, die indringer, om niks vir hom te los.
Hy doen my geen kwaad,
sy lewe aan die punt van my swaard

My doel my werk
nie my droom om te dood.
Te vat, te verniel wat nie myne is
om ’n ander te verryk, nie uit nood

By ’n stasie afgelaai, opgewerk verward verniel
geen verduideliking, geknakte siel
Vriende verdwyn, vermink, geskend
geen dankie, net een sent.

Het iemand ooit die doelwit gesien?
My almal, my alles
van twee jaar verdwyn,
Nooit sou ek hul weer sien,

Wie’t gewen
Wie’t verloor
Wat bly oor?

Is my beloning nou
’n blink stukkie blik
aan n helder tou?

Hierdie vreemde stadsliggies skyn
op die vyand om elke hoek.
Hierdie vreemde stad het my grootgemaak
sal hy my ooit weer soek?

My eie land ken ek nie meer
die chaos kon ons nie keer
Nou sit ek elke nag orent
hoeveel lewens verwoes, geskend

Wat sien hulle
Wie sien hulle
Wat onthou hulle
Wie kry hulle?

Terug moet ek weer gaan
anderkant die punt van die aanloopbaan
Na waar na wie?
hier ken hulle my nie

Ek kyk die vyand in die oog
haat sien ek nie, maar nog ʼn hart wat betoog
Is sy brein ook oorgeprogrammeer?
voel hy regtig ook die seer?

Vingers op die snellers
sy doel vir hom ook gelieg
Wie gaan hier uit stap,
wie gaan vlieg?

Lewe en lyf
geprop in n swartsak styf
Lewensdrome in boekies
gesentte briefies en kiekies

Die regering van die dag is gedien
dapper het hy gesterf
As ʼn Held begrawe
nog ʼn nommer op ʼn klip geverf

Waneer sal die mens dan leer
dat elke oorlog ooit
opgelos is met ʼn pen se veer
met ʼn swaard….. nog nooit.

Allan Vorster is ‘n sakeman van Welkom, en was ’n Troep Sersant by 1 SWA Genie Regiment in die vroeë 1980’s. Hy het hoofsaaklik diens gedoen te 102 Bn in die Kaokoveld, die tradisionele tuiste van die merkwaardige Himba-soldate.

## Bloed en Sand

12 Feb 1985
In die ongenaakbare dorre land
lê ons makker-bloed in die sand
nooit mag ons van hul vergeet,
nageslagte moet daarvan weet...

Ons mooie mooi Kaokoland
wêreld van klip en sand
tussen berg en dal is hul kom haal
die hoogste prys, vir ons betaal.

Koffie nog gedrink, vroeg-oggend saam,
by die windpomp, om die vuur gestaan,,,
min het hul geweet, van komend’ bloed en sweet
makkers weggeruk, ysig, kil en wreed……

Vir die wat daar was, wat kan ons sê ?
Sou dit so graag anders wou hê....
Ek sien jul in my geestes-oog, ek ken jul Sapper taal
……..hopeloos te vroeg kom haal.

## Deurbreek

Tussen harde klip en rots
het hul voortgeveg met trots.
Al dra hul swaar aan daardie juk,
sou geen hul onderdruk…

Kaoko-soldate, beur net voort
hou die vyand waar hul hoort.
Met mag en pag, nie sonder kwel
deurbars na struwel, sal hul wel.

## Epupa-valle/Kunene

Epupa se onthou
verdryf die winterkou,
In ons harte sweef ons daar
vry sonder enige gevaar

Die geruis van bloed deur ons are
word flouer na al die jare….
By die aanhoor van Epupa se geluid,
bruis dit weer
net soos daardie tyd……..

## Geroofde Glimlagte

Dun yl snorretjie, skaars ’n stoppelbaard
oë wat vêr-vêr kyk, verlang na huis en haard.
Kind-jonk in die kolk, wat onophoudelik maal,...
wie kom huistoe, en wie word dalk kom haal ?

Al’s vir hul land gegee, hul mooie land Duits-Wes
elk sy pond vleis gebring, elkeen net sy bes
In ruil daarvoor gekry, glad niks prys en loof,
net ’n vaal ou kiekie, van glimlagte beroof.

## Groen-rook

Met groen-rook en geweervuur is Sodeliet gegroet
Oppak, Ehomba toe skuif, word ’n "moet"
Vanoor die Kunene skuif die vyand nader
Tenks, kanonne, Migs,..soveel as ’n Eskader

Jare, jare later, roep Sodeliet hul weer
Sommiges kom,en besoek nog ’n keer
Drentel rond met styfgeperste lippe
"Onthou" is vasgevang in die klippe

Moeilik om ’n traan te keer
Helaas, die plek bestaan nie meer
Groen-rook het oor duisende Mopanies gesak
Herinneringe kleef ewig, aan elke blaar en tak.

## Kiekies

Vaal, verbleikte kiekies
elk ’n eie verhaal
legio’s vol herinneringe
al lyk hul tog so vaal

Van jonkwees en van moed
van tye, tog so goed
kameraderie en broederskap,

berge klim, en ver ver stap

Hoe snel die tyd verby,
en voor jy jou kan kry,
verlang jy na 'vaal kiekie tye',
vir ewig lank verby....

## Klippe Vol Bloed

In ’n eensaam hoek, sit sy seer-
alleen
verlang vandag na haar eniggebore seun
Vyftig jaar sou hy nou wees
weggeruk van haar, haar eie bloed en vlees

Hoe wreed die noodlot tog, hoe kil en hoe koud
steeds onwerklik, steeds ’n wrede fout
hoe kan die wêreld ooit verstaan
haar seun het haar vooruitgegaan

Iewers ween ’n moeder op Februarie twaalf
jaar na jaar vir 30 aanmekaar, voel haar lewe half
In snikheet Kaoko-son het God haar seun kom haal
Tussen duisend Kaoko-klippe het sy beskerm-engel hom gefaal

Waarom dan my enigste, waarom dan my kind
antwoorde ontsnap, soos sade in die wind
makkers kom verby, vertel van heldemoed
Maar in haar hart dra sy ’n klip,...’n klip bespat met bloed

## Kranse wat nie antwoord gee!

Ruwe berge, oral waar jy kyk
nêrens is die horison gelyk
hoeveel opdraend'  nog ?
hoeveel afdraend' nog?

Is hier nêrens dan gelyke grond?
Here, is ons aarde dan nie rond?
Berg, op berg, op berg, op berg
bomenslik, is wat dit verg…..

## Name in die stof

Het daar eenkant gou gaan staan
skaam vir 'n dalk- verdwaalde-traan
Vele verhale van makker-onthou,
30 jaar gaan tog so gou

Glimlagte nie meer saam met ons
in oorlog, het ons algaar ŉ renons
Aanstons gaan ons name lees
van hulle wat nie hier kon wees

Gun my net ŉ oomblik hier
waar ek oor die water tuur
Ek is nou weer met jul saam
Lees maar onse ere-rol, elke naam,

vir naam, vir naam, vir naam.

## Patrollie-bid

Ds. Vossie Vos doen ’n gebed voor ’n patrollie. Sy Himba tolk vertolk sy gebed as volg:

Here Vader, onse God
U tog ook die Himba-God
Elke een van U verbod
bly tog staan, o Grote God

Smeek-bid vrede vir hierdie land
Arbei ook die vyand-hand
Gee ons krag in hierdie tyd
Seën ons met U genade, wyd

Mortier-pyp in die voorgrond
Wapens om ons rond
Eer ons steeds U verbond
op sand en ru-klip-Kaoko-grond

Hou U hand wat bewaar
smeek ons van U daar
U sterk en forse hand
bewaar ons in Kaokoland......

## Reën

‘n Wolk so groot soos n man se hand
verander hierdie Kaoko-sand
na skakerings van groen en geil,
kan ons ooit SY krag  peil ?

Barre harde aarde,
son wat skroeiend brand,
voordag tot laat-dag
in ons  Kaokoland

**Sapper**

Op n spierwit pad in Owambo-land
Kniel ŉ Sapper in die sonverbleikte-sand
Met hande bewend en vol sweet
begin hy die Landmyn se lê ontleed

Beskerming flussies nog om hom heen,
 skielik is dit hy en sy God alleen
Pêrels op sy voorkop, sweet op sy hand'
Nie nou nie Heer,….nie hier in Wambo-land

Knielend is ŉ juis-gepast' posisie
smekend na helderheid, smekend na visie
Vader laat durf my nie nou begaan,
hoor my pleit, soos net U kan verstaan

Lei my hand heel delikaat vandag
om hierdie landmyn te ontmag
alleen kan ek dit tog nie doen
laat U krag en my hande nou versoen

Ieder kant rondom beskerming
gemoedsrus, geput uit Infanterie-ontferming
Met ŉ ferm hand, heel sonder beef
Myn gelig..., helaas dit tog oorleef

Hierdie gedig hang al baie dekades in Kol Jan Breytenbach se huis. Die gedig is geskryf deur Pat Tate van Cape Town Highlanders. Kol Breytenbach se bynaam was “ Carpenter”, en hierdie gedig was geskryf spesifiek oor hom en sy vrou.

# ROSALIND AND THE CARPENTER

In that green distant land from which Rosalind hails
Legends abound (such valorous tales)
Legends maybe, yet oft put to test
Should enemies threaten there'll arise from his rest
To the beat of his drum, that man amongst men
Who saved England once who will save her again.

In a far different land under African skies
Tribe against tribe and the weaker tribe dies
Still enemies threaten and faction fights faction
One man amongst men has dared to take action
A leader, a fighter, a brave man and bold
He's become his own legend, yet his valour's untold.

From a nation though young yet for fighters renowned
Indomitable Boer spirits who's heroes abound
Their deeds are our legends by history recorded
How today can we claim there are some not rewarded
Yet such is the truth - rewarded or not
Our latter day heroes suffer secrecy's lot.

All fighting men know at the en[illegible] era
Some voices may fade yet other[illegible] 'earer
That legend of Drake which the English recall
Is equalled - surpassed - yet, tell me of all
The men who've smelt blood and heard battles clamour
Who'll answer the call of the Carpenter's hammer.

In that brown distant land where Rosalind lives
Legends abound and valour still gives
That aura, that image, by his own deeds inspired
To which, of few men who know him, even fewer aspired
When enemies threaten and the battle cries stammer
Who'll answer the call of the Carpenter's hammer.

In that brown distant land where the bugles now cease
May Rosalind and her Carpenter find lasting peace
Honoured or not, nothing will alter
When that certain call sounds there is one who'll not falter
Who'll be the damned - who'll be the damner
Who'll not answer the call of the Carpenter's hammer.

And what of the future (in these troublesome times ?)
Reviled as a nation accused of such crimes
Against God, against man, that we know are unfounded
Upon what will our children have their children grounded
South Africans unborn when you hear the clamour
Will you answer the call of the Carpenter's hammer ?

## *Rosalind and the Carpenter*

*In that green distant land from which Rosalind hails*
*Legends abound (such valorous tales)*
*Legends maybe, yet oft put to test*
*Should enemies threaten there'll arise from his rest*
*To the beat of his drum, that man amongst man*
*Who saved England once who will save her again.*

*In a far different land under African skies*
*Tribe against tribe and the weaker tribe dies*
*Still enemies threaten and faction fights faction*
*One man amongst men has dared to take action*
*A leader, a fighter, a brave man and bold*
*He's become his own legend, yet his valour's untold.*

*From a nation though young yet for fighters renowned*
*Indomitable Boer spirits who's heroes abound*
*Their deeds are our legends by history recorded*
*How today can we claim there are some not rewarded*
*Yet such is the truth – rewarded or not*
*Our latter day heroes suffer secrecy's lot.*

*Al fighting men know at the end of an era*
*Some voices may fade yet other's song calls clearer*
*That legend of Drake which the English recall*

*Is equalled – surpassed – yet, tell me of all*
*The men who've smelt blood and heard battles clamour*
*Who'll answer the call of the Carpenters hammer.*

*In that brown distant land where Rosalind lives*
*Legends abound and valour still gives*
*That aura, that image, by his own deeds inspired*
*To which, of few men who know him, even fewer aspired*
*When enemies threaten and the battle cries stammer*
*Who'll answer the call of the Carpenter's hammer.*

*In that brown distant land where the bugles now cease*
*May Rosalind and her Carpenter find lasting peace*
*Honoured or not, nothing will alter*
*When that certain call sounds there is one*
*Who'll be the damned – who'll be the damner*
*Who'll not answer the call of the Carpenters hammer.*

*And what of the future (in these troublesome times ?)*
*Reviled as a nation accused of such crimes*
*Against God, against man, that we know are unfounded*
*Upon what will our children have their children grounded*
*South Africans unborn when you hear the clamour*
*Will you answer the call of the carpenters hammer?*

# Epilogue

"Take a community of Dutchmen of the type of those who defended themselves for fifty years against all the power of Spain at a time when Spain was the greatest power in the world. Intermix with them a strain of those inflexible French Huguenots who gave up home and fortune and left their country for ever at the time of the revocation of the Edict of Nantes. The product must obviously be one of the most rugged, virile, unconquerable races ever seen upon earth. Take this formidable people and train them for seven generations in constant warfare against savage men and ferocious beasts, in circumstances under which no weakling could survive, place them so that they acquire exceptional skill with weapons and in horsemanship, give them a country which is eminently suited to the tactics of the huntsman, the marksman, and the rider. Then, finally, put a finer temper upon their military qualities by a dour fatalistic Old Testament religion and an ardent and consuming patriotism. Combine all these qualities and all these impulses in one individual, and you have the modern Boer — the most formidable antagonist who ever crossed the path of Imperial Britain. Our military history has largely consisted in our conflicts with France, but Napoleon and all his veterans have never treated us so roughly as these hard-bitten farmers with their ancient theology and their inconveniently modern rifles."
*~Sir Arthur Conan Doyle~*

Die Digter

In 1967 skryf my Afrikaanse onderwyser, mnr. Piet Homan die volgende vir my neer oor digters en dig. *(Dawid Lotter)*

*"'The critic eye - that microscope of wit*
*Sees hairs and pores, examines bit by bit,*
*How parts relate to parts, or they to whole*
*The body's harmony, the beaming soul,*
*Are things which the poet shall see,*
*When man's whole frame is obvious to a flea.'"*